602

# Ek sien 'n nuwe hemel kom

Ek sien 'n nu - we he - mel kom,
'n aar - de nuut en vry.
Die see en al wat skei, ver-dwyn.
God self kom by ons bly.

1 2 3 4 5

X Lied :

2

Die nuwe stad, Jerusalem,

daal uit die hemel neer;

skoon soos 'n bruid in heerlikheid -

geliefde van die Heer.

3

Die Heer droog al die trane af,

verby is droefheid, dood.

Ja, pyn en smart wyk uit die hart -

ons moeite, angs en nood.

4

"Kyk, Ek maak alles nuut", sê God.

"Laat hom wat dors het, kom.

En hy sal vind hy is my kind;

Ek is 'n Gód vir hom!"

5

Oorwinnaars sal ons alles erf

en drink uit die fontein

van lewenswater, heerlik, rein.

En God sal oor ons skyn.